SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 22 AUGUSTUS 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

In die nuus vandag:

STATUS VAN DIE REGULASIES BY OKOSA INGEDIEN

JOU ONDERSTEUNING BENODIG VIR DIE SARL SE IARU-FONDS

SARL HF-GG-KOMPETISIE

SARL PRESIDENT BESOEK DIE WES-KAAP

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede:

## STATUS VAN DIE REGULASIES BY OKOSA INGEDIEN

Op 17 Augustus het Graham, ZS6GJH, SARLnuus ingelig dat die regulasies gefinaliseer en deur al die departemente van OKOSA goedgekeur is, en op 12 Augustus aan die regsvertenwoordiger van die Departement van Kommunikasie verantwoordelik vir die finale hersiening oorhandig is. Sodra die regsafdeling dit goedkeur sal dit na die minister se kantoor versend word vir handtekening. Graham sê hy het 'n onderneming van die ADG dat hy ons sal help om dit so spoedig moontlik deur hierdie kantoor te kry.

SARLnuus sal u ingelig hou van die vordering.

## JOU ONDERSTEUNING BENODIG VIR DIE SARL SE IARU-FONDS

Verlede jaar het die SA Amateurradio-ontwikkelingstrust 'n fondsinsameling gehou om Suid-Afrika se lidmaatsakp van die Internasionale Amateurradiounie te betaal. Met die mildelike bedraes van radioamateurs, klubs en die industrie is genoegsame fondse ingesamel om die lidmaatskap te betaal. Die lidmaatskap vir hierdie jaar moet nou betaal word. Ongeveer R12 000 word benodig. R 2 770 is van verlede jaar oorgedra. Tot op datum is slegs 'n paar honderd rand

ontvang. Ons bedank die persone wat reeds bygedra het. Stuur u donasie nou, die lidmaatskap moet teen einde Augustus betaal word en ons is nog so R8 000 kort van die teikenbedrag.

Die rekeningbesonderhede is SA Amateur Radio Development Trust, ABSA rekening nommer 560 142 722, takkode 335-645 Menlynpark. Stuur asseblief 'n e-pos aan armi@sarl.org.za met besonderhede oor die donasie en jou adresbesonderhede of faks dit aan 012 991 5651. Ons benodig jou ondersteuning.

RADIOTEGNOLOGIE IN AKSIE

Die Radiotegnologie-in-Aksieprogram wat gister by die NARS aangebied was, sy bywoningsyfer was ongeveer 200. Dit was opmerklik dat dit amateurs ingesluit het wat uit Nelspruit, Durban, Port Elizabeth, Kaapstad, en seker ook ander verafgeleë sentra, ingesluit het.

Die verrigtinge is geopen deur die SARL se President, Graham Hartlett, ZS6GJH. Hy het o.a. klem gelê op die volgende belangrike items: 1. 'n Brief is van die Departement van Kommunikasie ontvang waarin die SARL gelukgewens word met die verrigtinge van die dag en dit genoem word dat die gewysigde regulasies binnekort deur die Minister onderteken behoort te word; 2. Dit beplan word om gereëld aanbiedings oor aktuele sake te hou; 3. Kraglynkommunikasie (KLK) 'n groot bedreiging vir amateurradio inhou en radioamateurs daarom moet verenig en die radioamateurdiens moet verdedig; 4. Die koste aan die gedrukte uitgawe van Radio ZS ong. R70 000 per jaar sal wees (Dus hoe meer SARL-lede, hoe laer die eenheidskoste per lid - Red.) 5. Die Departement van Kommunikasie 7 gemeenskapsradiosentrums (amateurradiostasiea) in tevore benadeelde gemeenskappe gaan oprig en hierin moet radioamateurs en dus hul organisasie, die SARL, 'n leidende rol speel; 6. In Johannesburg gaan 'n wetenskapsentrum, SCI-BONA, opgerig word en 40 vierkantmeter is kosteloos toegeken om vir amateurradio gebruik te word.

Die lesingprogram bestaande uit baie interessante materiaal het daarna 'n aanvang geneem en die lesings sal binne die volgende paar dae op die SARL se webwerf beskikbaar wees. Luister vanoggend na Amateur Radio Mirror International vir 'n meer volledige verslag oor hierdie gebeurtenis.

Die gelukkige nommers vir die pryse wat gewen kon word is deur 'n bywonende radioamateur uit Japan, Kazuhisa Mitsu, JK4EEQ, getrek. Die wenner van die penstel is ZS6PVT, Pieter van Tonder, en van die Icom 2 m sendontvanger is dit ZS6AVP, Clive Bean. Hulle is met groot glimlagte daar weg en ons wens Kazuhisa ook 'n aangename verblyf toe vir die oorblywende aantal weke in ons land. Hy het op die SARL se webwerf van die byeenkoms kennis geneem en besluit om dit by te woon.

SARL HF-GG-KOMPETISIE

Die SARL se HF-GG-kompetisie sal op Sondag 29 Augustus vanaf 15:00 tot 18:00 SAT plaasvind. Die kompetisietydperk is verkort weens die swak voorplantingstoestande en die klein getal deelnemers. Aktiwiteit sal plaasvind in

die bandgedeeltes 14,030 tot 14,060 MHz; 7,010 tot 7,035 MHz en 3,510 tot 3,560 MHz. 'n RST-rapport en 'n reeksnommer beginnende by 001 word uitgeruil. Die reels is beskikbaar op die SARL se webwerf www.sarl.org.za en is ook met HF Happenings No 110 uitgestuur.

KRAGLYNKOMMUNIKASIE

'n Artikel is in die Julie uitgawe van Electron, die tydskrif van die SA Instituut van Elektrotegniese Ingenieurs gepubliseer wat die steuringsmoontlikhede op HF sowel as BHF en UHF uitwys.

Hierdie artikel kan op die nuwe webwerf van die SA Amateurradio-ontwikkelingstrust by www.amateurradio.org.za verkry word. Oudiovoorbeelde van KLK-klanke kan ook hier afgelaai word, asook 'n 3 minuut video wat die skadelike steurings op HF wys.

NOMINASIES VIR DIE RADIOAMATEUR VAN DIE JAARTOEKENNINGS INGEWAG

Die Suid-Afrikaanse Amateurradio Ontwikkelingstrust en Siemens Telekommunikasie rig 'n uitnodiging vir nominasies vir die 2004 Siemens Radioamateur van die Jaartoekennings. Daar is twee kategorieë waarin persone wat 'n besonderse bydrae tot amateurradio in Suid-Afrika gemaak genomineer kan word. Dit is die Radioamateur van die Jaartoekenning en die Jong Radioamateur van die Jaartoekenning. Die eerste kategorie is oop terwyl die tweede beperk is tot persone onder die ouderdom van 25 jaar. Die wenners sal elkeen 'n kontantprys van R1 000 en 'n sertifikaat ontvang. Wenners buite die Gautengarea sal voorsien word van 'n retoervliegtuigkaartjie en verblyf.

Die toekennings erken tegniese innovasie en die bevordering en ontwikkeling van Amateurradio. Aktiwiteite soos die reel van 'n openbare geleentheid of 'n DX-pedisie kwalifiseer vir 'n nominsaie. Die toekenning word nie gemaak vir persoonlike prestasies soos om 'n kompetisie te wen of 'n DXCC nie. Nominsaievorms kan verkry word deur 'n e-pos te stuur aan saardt@intekom.co.za. Nominasies sluit op 30 September 2004. Nominasievorms kan ook by die nuwe Suid-Afrikaanse Amateurradio Ontwikkelingstrust se webwerf www.amateurradio.org.za afgelaai word.

SASOL TECHNO-X 2004

SASOL Techno-X 2004 word hierdie jaar weer in Sasolburg oor die tydperk 23 tot 28 Augustus aangebied. Dit is 'n grootse poging deur SASOL om leerlinge en studente aan wetenskap en tegnologie bloot te stel. Die Sasolburg Amateurradioklub gaan weer die SARL-stalletjie bedryf. Die roepsein, ZS4SRL gaan weereens gebruik word om skoolleerninge en belangstellendes die geleentheid te bied om op die lug met amateurs kontak te maak.

ZS1ARC OP DIE LUG VANAF DIE LATSKY RADIOMUSEUM

Die Adventure Radio Club onder die roepsein ZS1ARC gaan op Saterdag 28 Augustus vanuit die Latsky radiomuseum in Vanrhynsdorp in bedryf wees.

Die aktiwiteit val saam met die jaarlikse vleisfees van die gebied in nabygeleë Calvinia. 'n Onderhoud sal met George Latsky, die eienaar en kurator van die museum, tydens 'n lewendige uitsending met SATV-beelde van die verrigtinge en die museum, gevoer word. Dit sal op Saterdag die 28ste om 09:00 op 7.055 MHz geskied en SATV-beelde sal na afloop van die onderhoud uitgesaai word.

WESRAND KATTEBAKVERKOPING

Die Wes-Rand Amateurradioklub sal op Saterdag 4 September om 12:00 SAT 'n kattebakverkoping by die WRARK-klubhuis in Krotonstraat Weltevredenpark, hou. Let asseblief op dat die hekke om 12:00 oopmaak. Vir meer inligting skakel Dave, ZR6AOC, op 083 449 8991. Ons sien daarna uit om u en u vriende daar te ontmoet.

SARL PRESIDENT BESOEK DIE WES-KAAP

SARL President, Graham Hartlett, ZS6GJH, gaan op uitnodiging van die Boland Amateurradioklub die Wes-Kaap op 18 September besoek. BARK hou op daardie dag 'n kort ledevergadering en het dit gepas gevind om die President van die SARL uit te nooi om die vergadering by te woon.

BARK wil graag ALLE amateurs wat lid is van enige van die radioklubs in die Wes-Kaap, of lid is van die SARL, uitnooi om die vergadering by te woon. Die vergadering sal in die Natuurreservaat van die Boland Landbouskool naby die Paarl plaasvind en sal om 11:00 begin. Na afloop van die verrigtinge sal daar gesellig rondom die braaivleisvure verkeer word.

SA AMATEUR TEGNOLOGIEINSTITUUT.

Die SAATI algemene jaarvergadering word vir Saterdag 25 September by die Alkantrant Assosiasie van Klubs op die hoek van Lynburn- en Meiring Naudestrate beplan. Dit sal die vorm van bring en braai aanneem en sal om 12:00 middag begin. Laat asseblief vir Richard, ZR6CK, by 012-333-0612 of Ams, ZS6YV, by 012-664-3629 weet as u beplan om die vergadering by te woon. Besprekings sal hoofsaaklik om die pad vorentoe handel.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Voortplantingstoestande is weer besig om behoorlik wipplank te ry. Vanaf die 12de Augustus het die sonvlekgetal weer skerp begin daal tot 74,4 op Vrydag teenoor verlede week se 105,9. Ons het nou gelukkig die komende somer aan ons kant wat toestande behoort te laat verbeter met heelwat later openinge in die aand. Aan die ander kant bring die somer gewoonlik meer geruis, veral tydens donderweertoestande.

Sonwinde het gevarieer tussen 325 en 368 km/sek. Sonaktiwiteite was oor die afgelope week aan die matige kant. Geen aardgerigte koronamassauitstortings is waargeneem nie. 'n Koronaopening mag wel op die 22ste op die son se oppervlak voorkom met moontlike gepaardgaande aktiewe toestande. Toestande op die 20 m band sowel as die 15 m band(veral na die Ooste) behoort redelik goed te wees-selfs die 10 m band mag DXgeleentheede bied.

KLUBNUUS

Tydens die AJV van die Highway Amateurradioklub wat op 17 Augustus gehou is, is die volgende lede tot die komitee verkies:

Voorsitter: Edwin Musto, ZS5BBO; Ondervoorsitter: Lawry Hauf, ZS5HV; Sekretaris: Tony Mayall, ZS5GR; Tesourier: Anne Bean, ZS5FAB; Komiteelede: Keith Lowes, ZS5WFD, Eric Mawhinney, ZS5EWM, Dave Holiday, ZR5CW en Sean Pritchard, ZR5SEP.

Tydens die vergadering is die HARK Kompetisiekomitee verkies, dit word gelei deur Derek Gravett, ZS5Y, met Lee, ZS5LEE, en Mike, ZR5ADQ, as lede.

Baie dankie aan die uittredende komitee vir werk wel gedaan en sterkte aan die nuwe komitee vir die werk wat voorlê.

DAGBOEK VAN GEBEURE EN HERINNERINGS

22 Augustus: Laaste dag vir kontakte met stasies by vuurtorings; 23/28 Augustus: Sasol Techno-X aan die gang en ZS4SRL op die lug; 27/29 Augustus: ZS1ARC op die lug vanaf die Latsky radiomuseum; 29 Augustus SARL HF-GG-kompetisie; 29 Augustus: Die President se net weer op die lug; 4 September: Wesrand Amateurradioklub hou 'n kattebakverkoping; 2 Oktober: Vlooimark by die Oos-Rand Radioklub; Betaal u SARL-lidmaatskapgeld; Maak 'n bydrae tot die fonds van die Suid-Afrikaanse Amateur Ontwikkelingstrust vir die SARL se IARU-lidmaatskap; Stuur artikels vir Radio ZS aan radiozs@sarl.org.za;

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Dennis, ZS4BS, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX